# ONS FOTOHELDE ONTHOU




Die akteurs en aktrises van toeka se fotoverhale deel hul herinneringe – en een van die boeke keer terug!

Deur **JOANIE BERGH**

'DAARDIE boekies is gif. Dis gemors! As ek jou dit weer vang lees, is die hel los!" Francois Bester onthou nog hoe sy ma se stem deur die huis weergalm het toe sy weer op Tessa in haar 17-jarige seun se kamer afkom.

Daardie keer was die verruklike meisie in die bikini onder die matras weggesteek. Die vorige keer was dit onder sy klere in die kas, maar elke keer het sy ma die verbode fotoboekies in die huis uitgesnuffel. Dan het sy blitsig van die "goddelose leesstof" ontslae geraak, onthou Francois, 'n Huisgenoot-leser wat sy herinnerings daaroor deel.

Sy pa het darem die bekoring verstaan wat die fotoboekverhale vir sy seun ingehou het. En hy het nooit 'n slegte woord oor Tessa of suster Louise gesê nie.

Soms het hy Francois stilletjies 20c gegee. Dié het dan die jongste uitgawe van Tessa by die Portugees se kafee gaan koop en dit eenkant in die veld gaan lees. Daarna het hy Tessa by 'n tjommie se huis vir 'n paar albasters gaan verruil.

Wanneer hy met 'n hand vol albasters by die huis aangekom het, het sy ma van geen sout of water geweet nie.

MET die koms van die fotoverhaalboekies in 1960 het dit onder Suid-Afrikaners vlam gevat en meer as 380 titels het die volgende 25 jaar die lig gesien. Baie jong mense het die befaamde swart-wit boekies verslind, al was dit taboe in talle Afrikaanse huishoudings.

Die fotoboekverhaalbedryf het uit sy nate gebars. Mark Condor, Die Wit Tier,




BO: Danie van Rensburg is steeds die Ruiter in Swart. INLAS: In 1962 op Die Huisgenoot se voorblad. REGS: Die fotoverhaalboekies het in 1958 vir die eerste keer verskyn.

Kid die Swerwer, Dr. Conrad, Die Swart Luiperd, Die Saboteur en die gewilde Ruiter in Swart is van die onvergeetlikstes. Voor die koms van televisie het swart-wit foto's met spraakborrels helde en heldinne se verhaal vertel. Die skeidslyn tussen reg en verkeerd het nooit vervaag nie en op die laaste bladsy het geregtigheid én die liefde geseëvier.

Al was die dialoog in daardie spraakborrels soms komies swak, het die boekies soos soetkoek verkoop, eers teen 15c elk, toe 20c en eindelik 30c.

Die koms van televisie in 1976 was glo die doodskoot vir die boekies. Die verkope het begin daal, en hoewel etlike boeke nog nege jaar daarna uitgegee is, was die boeke se gloriedae verby.

Vandag lag Pieter Miller, een van die grootste versamelaars van hierdie boekies, terwyl hy deur een blaai. Meer as 3 500 van hulle word sorgvuldig bewaar in sy sitkamer in Brackenfell, 'n noordelike voorstad van Kaapstad.

"Tessa was die meeste mans se droomvrou," sê hy en haal een van die klein A5-boekies versigtig uit 'n plastieksakkie.






REGS: Tessa is deur Erna van der Westhuizen en Barbara Cronje gespeel. HEEL REGS: Pieter Miller besit sowat 3 500 fotoboekies.

Tessa, 'n vrou wat talle mans vandag nog meen die mooiste lyf gehad het. Tessa, die bobaasspioen wat nooit iets anders as 'n eina bikini gedra het nie.

Langs die swembad, in die kombuis, in die wildtuin en in die veld vol kakiebosse het dié sexy heldin in gehekelde swemdrag skelms met haar skewe karateskoppe en hoë stiletto's onderstebo geskop.

Maar nie net die warm Tessa laat mans vandag nog skugter lag nie; die blonde suster Louise in haar wit verpleegstersuniform het in die Lyndale-verpleeginrigting liefdesintriges met aantreklike dokters beleef. Die hospitaalreeks was glo een van die topverkopers in die 1970's en het darem 'n goeie invloed gehad. Suster Louise se lewe in die hospitaalgange het destyds glo talle jong meisies aangespoor om verpleegster te word.

Dan was daar die dapper Tanya die Vegter. Sy kon skurke met 'n swaard vaspen en bloots op 'n perd wegjaag.

Maar die akteurs en aktrises wat eens sterstatus onder hul aanhangers geniet het, het met die jare vergete geraak. Talle lesers het gevra Huisgenoot moet gaan uitvind wat van hulle geword het.

## RUITER IN SWART, TANYA DIE VEGTER EN AREND VAN DIE OERWOUD

Die Ruiter in Swart is lank nie dood nie. Die aantreklike man met sy swart hoed op sy blinkswart perd, Satan, wat booswigte in die 1880's sonder 'n greintjie vrees in die Laeveld gepak en natuurlik telkens 'n beeldskone vrou gered het, keer binnekort terug.

Vonk de Ridder maak einde September weer sy verskyning in 'n opvolg op een van die bekendste fotoverhale van die 1960's, Die Galg Is Jou Loon.

Maar nou is 'n veel ouer ruiter in die saal, die oorspronklike Ruiter, Danie van Rensburg (76).

Sal hy en sy perd steeds al helde in die boeke wees of gaan sy verlore seun eindelik sy opwagting maak?

Danie lag net toe ons hom daaroor uitvra. "Daar is so baie jong latte wat agter hierdie rol aan is. Maar ek het besluit ná al die jare van afval van perde af, met boewe baklei en mooi meisies red, gaan ek nie maklik daardie leisels aan iemand anders oorgee nie!"

Daarom is Danie steeds die befaamde Ruiter in Swart in die nuwe boek.







Maar Satan is 'n perd van 'n ander kleur. Dié geliefde hings wat drie jaar oud was toe hy en die Ruiter hul avonture in 1958 saam aangepak het, is intussen bokveld toe.

"My hart was verskriklik seer oor hom," vertel Danie. "Hy was 25 jaar oud toe hy dood is. Sy tande het begin ingee; hy kon nie meer behoorlik eet nie. Dit was maar die ouderdom."

Die eens donkerkop-hartebreker woon nou by sy dogter Michelle op 'n wildplaas buite Nelspruit en rig steeds perde af.

Sy vrou, Elize, wat ook bekend was as Tanya die Vegter, is sowat drie jaar gelede op 70 langs hom in haar slaap oorlede. Hulle was 50 jaar getroud. "Ek treur nou nog oor haar," sê hy.

Hy was 19 toe die destydse Republikeinse Pers, uitgewer van onder meer die fotoverhaalboeke, hom vra om die rol van die Ruiter in Swart te vertolk.

Danie het self die verhaal vir alle ouderdomme geskryf. Hy het steeds die swart hoed wat die Ruiter gedra het, vertel Danie.

Uit sy pen het ook Arend van die Oerwoud gekom, waarin hy ook gespeel het, en Tanya die Vegter, waarin sy vrou gespeel het.

Wanneer hy te besig was om die stories self te skryf, het hy dit op 'n bandopnemer dikteer en vir die uitgewer gegee.

"Elke storie het 'n span van so ses mense gehad wat die fotograaf ingesluit het. Dan was daar mense wat moes seker maak ons lyk mooi en reg op elke foto. Die klere moes presies wees; ons grimering en die perde moes altyd reg lyk."

Nie sommer enigeen kon in so 'n storie gespeel het nie, sê hy. Die akteurs se gesig moes emosie vir die kamera wys.

"As daar staan: 'Ansie is angstig en huil,' moet die karakter wraggies angstig lyk en begin huil tot die fotograaf foto's geneem het waarmee hy tevrede is."

Vuisgevegte was ook nie maklik nie, onthou hy. Die akteurs moes alles stap vir stap uitwerk om te sorg dat die volgorde van die tonele reg is en dit geloofwaardig lyk.

En wanneer die bloed spat, moes hulle die tamatiesous reg laat vloei op die swart-wit foto's.

En wat van al die soentonele wanneer die Ruiter beeldskone vroue in sy arms geneem het?

Danie lag net. "Nee, ons was altyd professioneel en almal is met die hand gekies. Nie enigeen kon dit doen nie," sê hy.




Die nuwe Ruiter in Swart-fotoverhaalboek wat na verwagting einde September gaan verskyn. Dieselfde Ruiter, net heelwat ouer, op 'n ander perd.

(Blaai om)




## SUSTER LOUISE

Op 69 is Volenté Bertotti nog net so mooi soos toe sy as die gewilde suster Louise bekend geword het.

"Ek kon nêrens gaan nie," lag sy toe sy terugdink aan haar dae as fotoboek-ster. "Oral waar ek geloop het, het mense my voorgekeer om met suster Louise te praat."

Sy was 24 toe iemand van die Republikeinse Pers haar raaksien en die rol van suster Louise aanbied. Dit was glo die beste verkoper van al die fotoboekverhale en is onder meer in Spaans, Portugees en Italiaans vertaal.

Die storie is nie net in die hospitaal gekiek nie, maar ook op allerhande mooi plekke in die Kaap soos strande, restaurante en ou huise.

"Ek onthou in een storie het Louise getrou. Ons almal is na 'n begraafplaas, want my karakter moes vir iemand wat daar begrawe lê, tot siens sê voor haar troue. Daar staan ek toe met my trourok; toe kom daar 'n regte stoet aan met mense wat regtig rou. Dit was mal!"

En dit was in 'n era lank voor digitale kameras en fotoredigering. "Jy het geen beheer gehad oor hoe jy lyk nie. Die foto's kon nie gepoets word nie. Jy het jou foto saam met die res van die land gesien wanneer die boekie klaar gedruk is!"

Tog sê Volenté: "Dit was 'n wonderlike tyd. Maar ek het geen privaat lewe gehad nie. Bewonderaars sou by my huis in my tuin wegkruip net om my dop te hou."

Toe sy trou, het sy besluit om haar loopbaan as fotoboekaktrise ná agt jaar te beëindig.



Volenté, 'n ma van twee dogters wat albei oorsee woon, is ná 'n huwelik van 27 jaar geskei en woon nou in die Kaap, waar sy as eiendomskonsultant werk.

## BEAU DIE ONTEMBARE

Michael Bush het op 25 die hoofkarakter in Beau Brummell geword. Dit was nadat hy ná ses jaar na Suid-Afrika teruggekeer het uit Europa, waar hy as popsanger naam gemaak het. Die uitgesproke, aantreklike nudis was uitgeknip vir die rol.

Die bekende fotoboek Beau Brummell was die eerste in sy soort wat in A4-grootte gedruk is en het in 1966 boonop in kleur verskyn.

Met hul verhale het hulle gekyk hoe ver hulle dit kan waag voor die uitgewer halt roep, vertel Michael (73). Hulle het konserwatiewe Afrikaners omtrent die harnas in gejaag. In elke storie was die meisies skraps geklee en daar was dwelms en ruk-en-rol.

"Ons het gereeld in nagklubs gaan foto's neem saam met die meisies wat nie skaam was om iets te wys nie. Dit was heelwat anders as Ruiter in Swart!" lag hy. "En baie groepe het ons geboikot."

Elke foto moes volmaak wees. "Wanneer daar in die teks staan: 'Beau glimlag vir die meisie, of Beau is kwaad,' moet jy weet wat jy doen," vertel hy.

"Toe ek as fotoboekakteur begin, was dit snaaks, maar jy raak naderhand gewoond aan 'n fotograaf wat naby jou gesig staan en foto's neem."

Maar ná sewe maande het die produksiekoste van die kleurboek te hoog geraak en so het Beau die Ontembare die lig gesien. Dit was 'n swart-wit fotoverhaalboekie oor 'n lewenslustige cowboyheld.

Michael spog hy was een van die bes betaalde akteurs in die bedryf en het R600 per boek verdien. Die modelle en




ander karakters het sowat R50 per dag gekry, sê hy.

Die boeke was so gewild dat drie per maand verskyn het.

Vir elke boekie is daar twee dae lank foto's geneem.

Nadat die fotoverhale tot 'n einde gekom het, het Michael op Warmbad Suid-Afrika se eerste nudisteoord geopen, maar dit het in 1999 gesluit.

Kort daarna het hy 'n ernstige hartaanval gekry, vertel hy.

Maar dit het hom nie gestuit nie, en hy is sedertdien 'n bekende en uitgesproke evolusionis in Suid-Afrika en bemark evolusie deur middel van video's wat hy op YouTube laai.

Sy vrou, Cecelia, was die fotoboekheldin Zelna Dia. Hulle woon al 'n paar jaar op Bronkhorstspruit.

Hul seun en dogter het albei na Londen geëmigreer.

## ZELNA DIA

Cecelia Bush (68), Michael se vrou, het 10 jaar lank die aantreklike Zelna Dia gespeel, 'n heldin wat skurke met swaarde trompop kon loop, as't ware 'n vroulike James Bond met geen bang haar op haar kop nie.

Een storie bly haar by, vertel sy. "Hulle moes my hande vasmaak en die skurke moes my in die swembad gooi sodat my karakter verdrink. Zelna Dia moes dan die toue loskry en ontsnap. Ons moes alles doen terwyl die fotograaf foto's neem, stap vir stap. Maar toe ek onder daai water was en die fotograaf neem foto's, het dit regtig vir my gevoel of ek gaan verdrink, so werklik was dit!"

Haar skoonheid is nie net destyds in die fotoboekverhale raakgesien nie. In 1966 is Cecelia as Mej. Suid-Afrika se eerste prinses aangewys. Kort daarna het Michael en Cecelia mekaar ontmoet en hulle is 'n dag later in die plaaslike hof getroud.

"Dit was alles deel van 'n publisiteitsfoefie," lag Cecelia.

"Hy wou sy fotoboeke verkoop en hy




moes glo die 'liefde van sy lewe' kry. Ons het mekaar die Woensdag ontmoet en is die Donderdag getroud. Ons het afgespreek om drie weke later te skei.

"Maar toe raak ons geheg aan mekaar en is nou al 50 jaar getroud!"

## DIE WIT TIER EN TAKOEZA

Charles Segal (65) was 19 toe 'n fotograaf hom in die gimnasium raaksien en vra of hy 'n fotoprentakteur wil word.

"Ek was 'n leerlingmotorwerktuigkundige en kon doen met die ekstra geld," vertel hy tuis in Durban.

Maar vir iemand wat elke dag met sy hande gewerk het, was dit moeilik om skielik soveel gesigsuitdrukkings vol emosie vir die kamera op te tower.

Charles het twee jaar lank die hoofrol in Takoeza vertolk en van 1970 tot 1984 was hy die gewilde Wit Tier.

"Ai, die Wit Tier was altyd die held wat al die slegte ouens gevang en altyd die meisie gered het!" sê hy en lag.

"Dit was lekker; eienaardig ook. Weeksdae sou ek met gereedskap aan motors werk en naweke moes ek voor die kamera stilstaan met 'n sekere uitdrukking. Ons het baie gelag. Dit was lekker tye."

Hy en sy vrou, Shelagh (65), woon in Durban en hy werk as 'n hysbakkonsultant.













## MARK CONDOR EN DIE ROOI JAGUAR

Dink Martin Pols (69) terug aan sy karakter, Mark Condor, se wintiejare in die bekende rooi Jaguar en die mooi meisies aan sy sy, besef hy dit was "die wonderlikste tyd" van sy lewe.

Veertien jaar lank was Martin een van die aantreklikste helde van die fotoboekies as Mark Condor – miljoenêr, avonturier, ons eie James Bond.

Vir die kamera moes Martin van dakke afspring, vier ouens met die vuis platslaan, hulpelose skoonhede red en in sy sportmotor wegjaag.

"Ek dink Mark Condor was 'n ordentlike storie; daar was niks vreemds nie," sê hy. Wat die liefdestonele betref, het hulle suggestie gebruik. Op die een foto sal jy byvoorbeeld 'n vrou met 'n handdoek om haar lyf sien staan, en op die volgende foto sien jy net haar voete, met die handdoek wat afgeval het.

In sy dae as fotoboekheld het Martin so streng oor sy privaatheid gewaak dat sy bewonderaars nooit geweet het hy is getroud nie. Hy het stapels bewonderaarspos ontvang, vertel hy.

Hy was ook die eienaar van die eerste E-tipe-Jaguar in die land, wat hy spesiaal laat invoer het vir Mark Condor. Nadat die fotoverhaal geëindig het, het Martin sy geliefde Jaguar verkoop. Hy het later uitgevind die nuwe eienaar het beheer oor die motor verloor en dit afgeskryf.

"Ek is nog altyd spyt ek het van daardie motor ontslae geraak. Dit was 'n wonderlike sportmotor."

Martin woon nou in Eldoraigne, Centurion, en besit 'n finansieringsonderneming. ■



## VERDWAALDE HARTE

Hy onthou die dag soos gister: hy was 24 jaar oud en 'n ortopediese tegnikus toe 'n Republikeinse Pers-fotograaf hom vra of hy in 'n fotoverhaal wil speel. Hy het geen oomblik gehuiwer nie, vertel Frik Grobler (80). Hy het die geld te nodig gehad.

Van 1959 het hy die rol van ds. Wian vertolk. Vyftien jaar lank was hy voor die kameras 'n dominee wat mense se probleme probeer oplos en af en toe ook 'n liefdesverhouding aangeknoop het.

Dit was 'n ekstra geldjie en dit was iets om op 'n Saterdagoggend te doen voor hy by die klub gaan rugby speel het en iets wat hy op die kantlyn gedoen het terwyl hy heeltyds as tegnikus gewerk het.

Nou, ná sy aftrede, bly hy bedrywig. Hy restoureer meubels. Hy en sy vrou, Sylvia (78), is al 56 jaar getroud en woon in Durban. Hul enigste seun woon in Londen.







PEET MOCKE, FACEBOOK, VERSKAF